26

# PSALM 26

Laat reg aan my ge - skied, o Heer;
in on - skuld kom ek my ver-weer.
Want ek het tog op U ver-trou.
U kan my toets, U kan my keur;

1 1b 2 3 4 5

X Lied :

26

1b


kom, on - der - soek my deur en deur.


Ek le - we im - mers deur u trou


en laat my deur u lief - de lei.


Laat reg, o Heer, ge - skied aan my.

2.

Dié mense word deur my vermy:
Hul wat 'n valse lewe lei,
en almal wat bedrieërs is,
die agterbakses van gedrag,
hul wat geregtigheid verag,
wat goddeloos is en vol lis.
Dié mense word deur my vermy.
Ek bly van sulke sondaars vry.

3.

**Van skuld skeld U, o Heer, my kwyt,
o Here van geregtigheid.
Ek gaan my tot u altaar keer
en van u wonders daar vertel,
ek sal dit daar bekend gaan stel.
Ek het u woonplek lief, o Heer,
die tuiste van u heerlikheid,
waar ek onskuldig voor U pleit.**

4.
Van kwaaddoeners hou ek my vry;
die valses, dié wil ek vermy,
die sondige, die moordenaar,
hy wat met geld hom om laat koop;
ek sal nie op hul paaie loop.
Ek pleit dat U my lewe spaar.
As U die sondaar om laat kom,
laat my nie sterwe saam met hom.

5.

Maar ek, onskuldig is ek, Heer.
Gee tog gehoor aan my verweer
en luister, God, na my gebed.
Ek sal dan vorentoe kan kyk
en sien hoe strek my pad gelyk.
As U my uit genade red,
sal ek u Naam, o Here, prys,
U, waar ons saamkom, eer bewys.